SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 14 MAART 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ______________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio en teks Bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/. Om by die bulletin e-poslys aan te sluit , stuur 'n e-pos na die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

VOORTSLEEPENDE LISENSIE HERHUWINGS KWESSIES

ELEKTRONIESE STEMMING VIR DIE 2020 SARL JAARLIKSE FINANSIËLE STATE

en

KOMPETISIENUUS

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

VOORTSLEEPENDE LISENSIE HERHUWINGS KWESSIES

Die SARL het vandeesweek geen kommunikasie van OKOSA ontvang nie. Dit blyk dat die voort slepende spektrum veiling kwessies die bestuur se tyd in beslag geneem het. Die SARL het Vrydag 'n dringende beroep op die voorsitter van die OKOSA-raad gerig om die sperdatum vir verlenging van lisensies met drie maande tot 30 Junie 2021 te verleng. Die SARL het ook versoek dat OKOSA die beskikbaarheid van 'n riglyn en video's bespoedig om lisensie houers te help om deur die nuwe aanlyn lisensie stelsel te navigeer. Die huidige stelsel benodig Google Chrome en is nie agter uit versoenbaar met ander web programme nie. Die SARL het die bestuur van OKOSA ook daarop gewys dat dit 'n belangrike kwessie is wat aan gespreek moet word.

ELEKTRONIESE STEMMING VIR DIE 2020 SARL JAARLIKSE FINANSIËLE STATE

In gevolge Reël 8.9 is die SARL Finansiële Jaarstate vir die jaar geëindig 30 Junie 2020 op SARL webwerf op Vrydag 12 Maart 2021 gelaai en 'n SARL-Kommunikasie is op dieselfde datum aan lede gestuur. Lede het dertig (30) dae om die rekeninge te oorweeg, waarna 'n elektroniese stemming sal

plaasvind vanaf 00:00 SAT op Maandag 12 April 2021 en sal om 23:59 SAT op Donderdag 22 April 2021 sluit. Besonderhede oor die stemming sal gepubliseer word in SARL Nuus nader aan die tyd.

SARL TEGNIESE SIMPOSIUM OP 27 MAART 2021

Die "Ontsluit Amateur Radio Tegnologie" Simposium vind op 27 Maart 2021 plaas. Die program neem vorm aan en sal vroeg volgende week beskikbaar wees. Die program bevat besprekings soos "Contesting 101" met Chris Burger, ZS6EZ. Daar is 'n kompetisie wat jou Amateur Radio ervaring na 'n hoër vlak sal neem. Chris sal verduidelik hoe.

Brian Jacobs neem die deksel van die SARL volgende generasie baken program. Die SARL-president sal aan afgevaardigdes vertel waarom BHF en UHF belangrik is vir die toekoms van Amateur Radio. Dr Pierre Cilliers van SANSA Ruimte Wetenskappe sal praat oor voortplantings voorspellings, hoe om dit te gebruik en hoe radioamateurs meer betrokke kan raak. Anton Janovsky, ZR6AIC sal bespreek hoe om jou eie OSCAR 100-stasie te bou uit plaaslik beskikbare sub stelsels.

Die simposium is gratis vir SARL-lede en R50 vir nie-lede. Studente woon gratis by. Registrasie besonderhede sal Maandag op die SARL-web beskikbaar wees.

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radio-liga

KOMPETISIENUUS

Die tweede Woensdag 80 m Klub Naelloop duur van 17:30 tot 18:30 UTC (19:30 tot 20:30 SAT) op Woensdag 17 Maart - St Patrick's Dag. Jy mag GG en foon tydens die naelloop gebruik en die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag, die naam van jou klub en jou ruit vierkant. Onthou asseblief die QSY-reëls vir Naelloop. Kry die reëls op bladsy 63 van die 2021 Blouboek.

Die eerste skof van die SARL 40 m Klub Ruit Vierkant Naelloop is op Saterdag 27 Februarie gehou en vyf en vyftig (55) logstate is ontvang, wat 708 QSOs, 404 ruit blokke en 327 klubs wys. Twaalf Klubs het deelgeneem.

1ste die Wesrand ARK - 1 208 (24 logstate)
2de die Hibiskus Kus ARK - 287 (6 logstate)
3de die Bo-Karoo ARK - 280 punte (4 logstate)

Individuele tellings
1ste Michael, ZS4BHF - 119 punte
2de Woody, ZS3WL - 118 punte
3de Veronica, ZR6TVK - 103 punte

Vier-en-twintig logstate is ontvang vir die SARL Hamnet 40 meter kompetisie wat op 7 Maart 2021 gehou is.

Enkele operateur stilstande mobiel
1ste Christie, ZS4CGR - 2 448 punte
2de Kobus, ZS6BOS - 1 246 punte
3de Andy, ZS6ADY - 756 punte

Multi-operateur draagbaar
1ste Danie, ZS6DPS - 1 848 punte
1ste Phillip, ZS6PVT - 1 848 punte
3de die Radio Club, ZS1RC - 1 512 punte

Enkel operateur-basis stasie
1ste Jan, ZS4JAN - 2 436 punte
2de John, ZS3JDL - 1 920 punte
3de Roy, ZS3RW - 1 500 punte

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar 'n enkele sonvlek groep met 'n eenvoudige magnetiese samestelling sigbaar. Daar word geringe sonfakkels aktiwiteit voorspel. Diegene wat hulle eie frekwensie voorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van agt vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral smiddae goeie DX openinge op die 15 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

17 Maart - die SARL Woensdag 80 m Klub Naelloop
21 Maart - Menseregtedag en die Namibiese Onafhanklikheidsdag
22 Maart - Openbare vakansiedag in Namibië en Suid-Afrika en Wêreldwaterdag
23 Maart - Wêreld-Meteorologiese Dag
27 Maart - Die SARL Tegniese simposium op die Bluejeans-platform; die Kaapstad- en Boland-klub byeenkomste.
27 en 28 Maart - die CQ WPX SSB-kompetisie
1 April - die SARL 80 m QSO Partytjie
2 April - Goeie Vrydag
3 April - die RaDAR Uitdaging
5 April - Gesinsdag
10 April - Herfs QRP-kompetisie
17 April - die SARL Virtuele AJV
18 April - die Wêreld Amateur Radio Dag- werk ZS95SARL

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die SARL het vandeesweek geen kommunikasie van ICASA ontvang nie. Dit blyk dat die voort slepende spektrum veiling kwessies die bestuur se tyd in beslag geneem het. Die SARL het Vrydag ’n dringende beroep op die voorsitter van die ICSSA-raad gedoen om die sperdatum vir lisensie hernuwings met drie maande tot 30 Junie 2021 te verleng.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die ’news inbox’ skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na ”Amateur Radio Today.” Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. ’n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Jy het geluister na ’n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Andy Cairns ZS6ADY, geredigeer deur Vivian Dold ZS6VD en gelees deur ....................................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.